


# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA

# Gemeente Chrissiesmeer

## EEUFEESUITGAWE 1992

# INLEIDING



*Ds. W.G. Habig*

Voor die koms van die Blankes was Transvaal vir duisende jare deur mense bewoon. Nie lank voor die koms van die Blankes nie, het swart moordbendes dood en verwoesting onder die swart stamme gesaai. Teen 1827 was die hele Transvaal totaal ontvolk en was daar alleen maar tekens van hulle vroeëre teenwoordigheid. Toe die Voortrekkers in die jaar 1839 in Transvaal aangekom het, was Transvaal woes en leeg.

Aanvanklik het die Blankes veral die gebiede rondom die hedendaagse Potchefstroom, Rustenburg, Pretoria, Lydenburg en Ohrigstad bewoon. Die gebied tussen die driehoek Pretoria, Lydenburg en Utrecht het eers onbewoon gebly omdat daar "nie hout, water en maklik bewerkbare grond aangetref is nie".[1] Dit is dan die gebied waarbinne die gemeente Chrissiesmeer tot stand gekom het. Lank na die aankoms van die Voortrekkers is die gebied vermy omdat hulle gereken het dat die klimaat te koud is. Na 1860 het die gebied bevolk geraak, veral in die Middelburg-omgewing (in daardie tyd Nazareth genoem) langs die Olifantsrivier. Die gebied oos van Middelburg is Komatie genoem.

Gedurende Oktober 1864 het die Z.A.R. Regering 'n ooreenkoms met 'n Skot, Alexander McCorkindale aangegaan waarvolgens twee honderd plase in die omgewing van die huidige Chrissiesmeer en oos van die gebied aan hom afgestaan is met die doel om immigrante daar te vestig. (Die gebied is later Nieu Schotland genoem.) Deur hierdie skema is dan bewys dat hierdie gebied vir blankes bewoonbaar is.

Die gebied wat deur die gemeente Chrissiesmeer beslaan word het dus eers sedert 1864 bevolk geraak.

## 1. STIGTING

Op 5 April 1892 is die eerste gemeentevergadering gehou en wel te Lake Banagher onder voorsitterskap van ds. M.J. Goddefroy, destyds predikant van die Pretoria kombinasie.

Die gemeente was heel waarskynlik deel van die gemeente Trichardtsfontein maar hiervan kon daar geen bewyse gevind word nie. Met die stigtingsvergadering is die volgende ampsdraers verkies:

Ouderlinge: F.G. Joubert (genl.) en W.W. Viljoen.

Diakens: S.W.J. Meyer en P. Echstein. 'n Jaar later, met die ingebruikneming van die kerkgebou is br. L.G. Stoop as ouderling en G.P.L. van der Linde as diaken verkies.

## 2. DIE KERKGEBOU

Daar is dadelik begin met die beplanning van die oprigting van 'n nuwe kerkgebou. Op 20 April 1892 is die hoeksteen van die kerkgebou deur genl. F.G. Joubert gelê. ('n Kort lewensskets van genl. F.G. Joubert volg later.) Die kerkgebou is op 29 April 1893 in gebruik geneem. Die rede by geleentheid van die hoeksteenlegging, ook deur genl. F.G. Joubert gehou, het vir ons bewaar gebly en is gepubliseer in die Almanak van 1939. Die kerkgebou is aanvanklik sonder vleuels opgerig en die bestaande vleuels is eers later aangebou.

## 3. DIE BEGINJARE

Die beginjare was baie moeilik omdat daar nog maar enkele predikante in die Kerk was en vir baie jare moes van konsulente gebruik gemaak word. Omdat 'n paar predikante die hele Transvaal moes versorg, het die gemeente Chrissiesmeer slegs drie keer per jaar met Nagmaal besoek van 'n predikant ontvang.

Gedurende die Anglo-Boereoorlog is daar blykbaar geen eredienste gehou nie en die eerste kerkraadsvergadering na 1899 het plaasgevind op 21 Maart 1904. By die geleentheid is ds. A. Murray van Rustenburg as konsulent gekies. Op die vergadering is besluit om voortaan vier keer per jaar Nagmaal te vier.

## 4. JARE 1904 TOT 1928

Dit was 'n moeilike tyd in die bestaan van die gemeente en die Afrikanervolk het op ekonomiese gebied 'n worstelstryd gevoer. Op kerkraadsvergaderings is daar hoofsaaklik gehandel oor kerklike finansies en die verkiesing van kerkraadslede. Ook is daar aandag aan barmhartigheidsdienste gegee en het die gemeente deelgeneem aan die stryd teen verengelsing. Daarom was hulle hand altyd oop vir die C.N.O.-skole, waarvan daar een op die plaas Lillyburn gevestig was. (1909)

Die huidige gemeente Ermelo het binne die grense van die gemeente Chrissiesmeer geval. Die twee gemeenskappe was nou met mekaar verbonde. Aan die beginjare is die gemeente Chrissiesmeer soms Ermelo genoem. Chrissiesmeer het saamgewerk ten einde 'n kerkgebou op te rig in Ermelo wat dan ook die naweek van 11 en 12 Junie 1910 in gebruik geneem is. Op 'n vraag deur ene broeder Van Eyken, of Lake Chrissie en Ermelo een of twee gemeentes is, het die konsulent, ds. Ennis geantwoord, "Wij zyn een gemeente en een kerkeraad, slechts twee afdelingen." Op die kerkraadsvergadering van 23 April 1910 is dan ook bepaal dat daar op beide plekke twee keer per jaar Nagmaal gevier sal word. Die feit dat daar in die gemeente twee administrasies was, het soms probleme geskep en daar is selfs van Chrissiesmeer se eiendomme op Ermelo se naam geregistreer.

Sedert 1913 het die gemeente dit al oorweeg om saam met Ermelo 'n predikant te beroep maar dit het eers gedurende 1928 werklikheid geword toe ds. J.G.M. Dreyer 'n beroep na die Ermelo kombinasie aangeneem het.

Hierdie jare was jare van swaarkry en armoede en politieke woelinge. Baie blankes het nie werk of heenkome gehad nie. Op 'n kerkraadsvergadering van 5 April 1914 word melding gemaak van 'n "Direkteur van Arbeid" wat hom beywer het om vir blankes werk te vind. In daardie dae al is daar 'n beroep op lidmate en ampsdraers gedoen om politiek uit die kerklike lewe te hou.

Op 15 Januarie 1921 het die gemeentevergadering van Chrissiesmeer besluit om van Ermelo te skei.

In dié tyd was daar verskillende groeipunte in die uitgestrekte gebied van die gemeente. Op 'n kerkraadsvergadering gehou op 18 April 1930, is die wenslikheid om uit te kyk vir kerkgrond op Carolina, bespreek. Eredienste is ook op Oshoek en Breyten gehou.

## 1929-1940

Die koms van ds. J.G.M. Dreyer na die kombinasie Chrissiesmeer-Ermelo en Bethal blyk die

begin van 'n groeitydperk in die gebied te gewees het. Daar het groter orde in die administrasie gekom en daar is op meer plekke eredienste gehou. Die stempel wat ds. J.G.M. Dreyer op die gebied afgedruk het, blyk duidelik uit die notules. Gedurende 1932 was daar vir die eerste keer sprake van die wyk Carolina, terwyl Breyten gedurende 1933 'n aparte wyk gevorm het. Die kerk het egter die werksaamhede verder uitgebrei met die kerkraadsbesluit van 28 Oktober 1933 om die lidmate in Swaziland een keer per jaar te besoek. Op 15 Januarie 1935 is besluit om ook te Carolina Nagmaal te bedien. Op 18 Januarie 1936 is die versoek van Carolina se kant om af te stig, toegestaan. (Br. Jacob Coenraad Breytenbach het twee erwe te Niekerkstraat aan Carolina geskenk.)

Die depressiejare was ook vir die Kerk moeilike jare en die Kerk het 'n worstelstryd gevoer om kop bo water te hou. In elke kerkraad- en gemeentevergaderingnotule van daardie tyd is daar melding gemaak van die tekort aan fondse en lidmate wat nie offer nie of wat beloftes maak wat nie nagekom word nie.

Die vertrek van ds. J.G.M. Dreyer (19/12/37) was 'n groot verlies vir die gemeentes. Met sy vertrek het die gemeentes op finansiële gebied begin herstel. Op 26 Oktober 1940 word ds. L.M. le Roux wat op Ermelo gewoon het, deur die konsulent, ds. S.P.J.J. van Rensburg aan die kerkraad en gemeente voorgestel. Die gemeente Bethal was nie meer deel van die kombinasie nie.

## DIE JARE 1940-1991

Sover vasgestel kon word, is die eerste gemeentelike sensus gedurende 1940 gehou en is die getal belydende lidmate op 171 vasgestel. Met die kleiner kombinasie kon ds. L.M. le Roux ook meer intensief werk en is meer aandag gevolglik gegee aan die lidmate in Swaziland. Buitedienste is gehou te Lothair, Oshoek, Redhill, Bremersdorp en Stegi. Op 15 April 1941 het ds. Le Roux opdrag van die kerkraad gekry om die susters toe te spreek oor die stigting van 'n N.H.S.V.-tak wat dan ook werklikheid geword het.

Gedurende ds. L.M. le Roux se dienstydperk in die kombinasie is die vyftigjarige jubileum van die gemeente gevier.

Ds. Le Roux is opgevolg deur ds. W.J. Roos wat tussen die jare 1947 en 1955 die goeie werk van sy voorganger voortgesit het. Om in so 'n groot gebied die pastorale werk te doen was 'n veeleisende en opofferende taak. Gedurende sy verblyf in Ermelo het ds. en mev. Roos 'n kindjie aan die dood afgestaan. Die ongelukkige voorval het plaasgevind terwyl ds. Roos op een van die buiteposte huisbesoek gedoen het. Met sy terugkeer was die kindjie reeds oorlede.

Ds. W.J. Roos is opgevolg deur 'n jong ds. J.C. Kruger wat gedurende die jare Desember 1955 tot Januarie 1968 die kombinasie Carolina-Breyten en Chrissiesmeer versorg het.

Ds. J.C. Kruger is opgevolg deur ds. D.J. Booysen, vandag prof. D.J. Booysen. Met die 90-jarige fees van die gemeente in 1981, het hy die feesrede gelewer en het hy die kombinasie bedien vanaf Januarie 1959 tot Maart 1962.

Ds. J. Breytenbach word predikant van die kombinasie Carolina-Breyten-Chrissiesmeer gedurende Junie 1962 en vertrek gedurende 1966. Op 20 Mei 1967 word ds. P.J.L. Bierman deur ds. W.G. Habig op Breyten bevestig nadat hy die beroep na die kombinasie aangeneem het. Hy het hier met groot vrug gewerk tot sy vertrek in Augustus 1970. Ds. Bierman word in 1973 opgevolg deur ds. A.M. Swanepoel. Ook het hý met groot sukses in die kombinasie gewerk tot en met sy vertrek in 1976.

Gedurende Februarie 1977 maak ds. J. Breytenbach 'n vinnige draai in die kombinasie totdat dit verbreek is in September 1978. Na ds. P.J. Mynhard se vertrek in 1980, het ds. D.J. van Staden vanaf 1981 tot 1985 as pastorale hulp opgetree. Ds. en mev. Van Staden het uitstekende werk verrig en het daarin geslaag om die gemeente weer as eenheid te laat funksioneer. Daar word steeds met waardering van hulle werk gepraat.

Ds. P.J. Uys word in 1984 die predikant van die Carolina-Chrissies-kombinasie. Gedurende

sy ampsbediening is die kerkgebou gerestoureer. Na sy vertrek in 1987 word hy in Februarie 1988 deur ds. W.G. Habig opgevolg as predikant van die kombinasie.

Die gemeente kyk vanjaar, 1992, met dankbaarheid terug na die pad waarlangs hy gekom het. Ten spyte van die moeilike jare van stryd en beproewing, van armoede en 'n paar predikante wat die hele Transvaal moes versorg, kon die gemeente bly voortbestaan en is die lidmate binne die grense van die gemeente (wat ook die lidmate in Swaziland insluit) so goed as moontlik versorg. Ten spyte van die feit dat die lidmatetal stadig besig is om te krimp, en die ekonomiese en politieke toestand in hierdie tyd uiters onseker is, kan die gemeente nog steeds al hul verpligtinge nakom en onderhou die gemeente, saam met Carolina, 'n predikantstandplaas.

Ons bring ons dankbare hulde aan al die lidmate en ampsdraers wat die afgelope honderd jaar saam geleef, gewerk en geywer het tot eer van God en tot uitbouing van sy Kerk en koninkryk hier op aarde. Ons dink met dankbaarheid aan ons voorgangers wat hierdie wêrelddeel kom mak maak het en hier 'n Christelike beskawing kom vestig het. Aan die Heer en Koning van die Kerk bring ons al ons dank en eer.

**Ds. W.G. Habig**

# GROETEBOODSKAP



Namens die Kommissie van die Algemene Kerkvergadering wens ek graag die gemeente Chrissiesmeer van harte geluk met sy eeufeesviering. Chrissiesmeer is een van die gemeentes wat ons blywend herinner aan 'n besondere fase in ons Kerk se geskiedenis 'n eeu gelede. Dit was die tydperk van heropbou en reorganisasie van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die jare na die vernietigende poging tot kerkvereniging tot by die uitbreek van die tweede vryheidsoorlog.

Dit is die wonderlike van die lesse uit die geskiedenis: om by 'n mylpaal soos hierdie herinner te word aan die aangrypende liefde en sorg van God in donker tye; om daaraan te dink dat op daardie somber moment, toe alles menslik gesproke aan skerwe gelê het, God aan swak, brose mense die geloofskrag en uitsig gegee het om op te staan, te begin werk en 'n nuwe gemeente te stig!

Daarvoor is ons vandag diep dankbaar. Ons dank God vir sy liefde en trou. Maar ons dank Hom ook vir almal wat Hy gegee het om vanaf 1892 tot vandag toe hier te werk, te bid en te offer. Ons is bly en vol goeie moed vir die toekoms omdat ons weet die Here regeer. Mag Hy ons so seën met geloof dat mense oor honderd jaar hiervandaan weer vol dankbaarheid aan 1992 hier sal kom, stilstaan en God sal dank vir mense wat op hierdie donker moment in ons Kerk se geskiedenis hier aanhou verkondig het dat Jesus die Here is.

Mag God u ryklik seën, nou en tot by die einde van die pad.

**D.J.C. VAN WYK**
**Voorsitter van die Kommissie**
**van die Algemene Kerkvergadering**

# DIE NEDERDUITSCH HERVORMDE GEMEENTE CHRISSIESMEER: 'N TERUGBLIK ...



Honderd jaar in die lewe van 'n mens is 'n baie lang tyd. Net 'n klompie uiters begenadigdes kom daarby uit. Honderd jaar in die geskiedenis van die Kerk is 'n kort tyd. Die geskiedenis van die Kerk gaan ver by honderd jaar verby. Elke honderd jaar bly egter 'n mylpaal.

Chrissiesmeer-gemeente is vanjaar honderd jaar oud. In die honderd jaar was daar baie lief en leed. Op militêre gebied was die gemeente midde in die Tweede Vryheidsoorlog, 1899-1902; later ook getuie van twee wêreldoorloë; meer onlangs ook deel van die stryd teen terroriste. Op ekonomiese gebied het Chrissiesmeer 1933 se groot droogte beleef en die arm-blankeprobleem. Daar het gelukkig ook goeie tye gekom van groei, vooruitgang en voorspoed. Op politieke terrein was die gemeente onderworpe aan verskillende owerhede. In die begin was Chrissiesmeer deel van die ou ZAR, die Transvaalse boererepubliek, later deel van die Engelse kolonie, toe deel van die Unie van Suid-Afrika en nóg later deel van die Republiek.

Deur die loop van honderd jaar het die gemeente dus verskillende groot veranderings beleef. Die besondere van die afgelope honderd jaar is egter dié dinge wat dieselfde gebly het. Na honderd jaar is dit nog dieselfde Kerk; dieselfde Woord word nog gehoor en geglo; dieselfde Here word nog gedien. Hierdie honderdjaarmylpaal bring dus die troos: bokant al die planne en veranderings wat mense maak, staan die Here. Hy bly dieselfde tot in ewigheid. Mag Chrissiesmeer uit hierdie troos lewe!

**Ds. F.J. BOSHOFF**
**Ringsvoorsitter**

# ENKELE AANGENAME HERINNERINGE AAN DIE GEMEENTE CHRISSIESMEER, UIT DIE JARE 1938 TOT 1943



*Dr. L.M. le Roux*

In April 1938 het ek die beroep na die kombinasie Ermelo-Morgenzon van Trichardtsfontein af aanvaar. 'n Tydjie daarna het Chrissiesmeer gevra om ook by die kombinasie ingesluit te word. Vir my en my vrou het van toe af tot 1943 'n vrugbare en vreugdevolle periode in die gemeente Chrissiesmeer aangebreek. Vriendskap, liefde, kerklike trou en gesonde vroomheid van die kerkraadslede, lidmate, kinders en jongmense wat ons, as 'n jong pastoriepaar, destyds ervaar het, het onvergeetlik gebly. Wat meer is, dit het dwarsdeur ons lang werksaamhede in die Hervormde Kerk altyd 'n inspirerende aanmoediging gebly.

Die lidmatetal en huisgesinne was nie veel nie, maar hulle het oor 'n uitgestrekte gebied gewoon. Buitedienste is op Lothair, Oshoek, Redhill, Bremersdorp en Stegi gehou. Met die geleenthede en ook met huisbesoek het ons by een van die gasvrye gesinne tuisgegaan. Die bediening van die Nagmaal het in die huis van broeder en suster Visser op Stegi plaasgevind. Dan kom al die lidmate en gesinne wat in Swaziland gewoon het na Stegi. Na die viering het die Vissers vir almal 'n heerlike maaltyd voorgesit. Dit het my altyd laat dink aan die liefdesmaal na die Nagmaalsviering, in die vroeë jare van die Christelike Kerk. By al die erns was daar ook die humor en grappige. Winkels was maar skaars en die voorrade min. Met geleentheid van 'n erediens het dit moeite gekos om as predikant, wat alles voor jou moes raaksien, jou lag te onderdruk. 'n Pragtige klein seuntjie met 'n geswelde wangetjie vanweë tandpyn, verdwyn tot by die middel van sy twee blou ogies en geswelde wangetjie onder 'n nuwe hoed wat vir hom totaal te groot is. Daar was net nie 'n kleiner nommer onder die skrale voorraad in die winkeltjie nie en hy wóú die hoed hê! Moeder moes maar alles toelaat in die voorste ry as hy sy nuwe hoed vir die dominee wou wys! Heelwaarskynlik is daardie seuntjie vandag al 'n oupa, en miskien nog net so trots op sy eie keuses.

Dit was oorlogsjare; jare van spanning en onsekerheid. Dikwels moes ek die doodsberig van 'n dierbare wat gesneuwel het, aan die naasbestaandes gaan oorbring en vir lang tye hulle met die troos van die Woord van God deur hulle intense droefheid begelei. Ek onthou veral ook een geval waar 'n jong soldaat vermis geraak het in die woestynwêreld van Noord-Afrika, sonder dat daar ooit weer enige berig van hom ontvang is. In daardie jare moes ons

ook dikwels by siek- en sterfbeddens staan en by geopende grafte. Die smart en leed van lidmate en gesinne was egter duidelike weë waarlangs die Here God met sy genade gekom het.

Graag wil ek net nog melding maak van twee indrukwekkende gebeurtenisse wat in my dienstyd plaasgevind het en waarby die gemeente betrek was. In 1942 het ons in die historiese ou kerkgebou die vyftigjarige jubileum gevier. Die foto's van manne wat 'n belangrike rol op kerklike gebied, en veral in verband met Chrissiesmeer, gespeel het, is onthul. Dit was pragtige en netjies omraamde foto's wat seker vandag nog, na vyftig jaar, gewaardeer word. Vroeëre lidmate en gesinne het van oor ons hele land gekom om saam fees te vier. Briewe en telegramme het op die tafel voor die preekstoel opgestapel gelê en ouderling Manie Swart, die aankondiger, moes hulle een vir een oopmaak en vir voorlesing aan my oorhandig. Sommige van die gelukwensende briewe was aan families gerig en was die begin van die brief, voor die eintlike gelukwensing gekom het, van 'n persoonlike aard en nie bedoel om in die gemeente gelees te word nie. Ouderling Swart se hand was egter groot en sy wysvinger wat my moes help om op die regte plek te begin lees, het my egter op die vorige reël laat inval waar staan: "Ou Jan is nog net so slorsig soos vroeër."

Die ander indrukwekkende gebeurtenis was die simboliese ossewatrek van 1938. Saam met duisende inwoners uit die wye gebiede van Chrissiesmeer, Ermelo en Morgenzon het ons op Ermelo die ossewaens spore laat trap op nat sementblokke. Die geskiedenis van die Groot Trek is vertel en op die Sondag is eredienste gehou. Ek het die vroeë gesamentlike môrediens waargeneem en Ps. 23 vir die verkondiging gekies.

Dankbaar is ons teenoor die Here God dat Hy, nieteenstaande ons swakheid en gebreke, vyf jaar van die vyf en vyftig jaar van Evangeliebediening, in die gemeente Chrissiesmeer gebruik het; Chrissiesmeer met sy vriendelike, gasvrye mense en sy pragtige natuurskoon met die golwende bulte, groot mere, bome en weivelde.

En nou sal gaan brand, alles wat kan brand, die hout, hooi en stoppels van al ons gebrekkige en met sonde besmette werk in Chrissiesmeer. Die goud egter, van die kerk wat God self deur swakke en gebrekkige mense gedoen het, sal bly tot in ewigheid.

**Dr. L.M. le Roux**

# 'N TERUGBLIK



*Ds. W.J. Roos*

Dit was ons voorreg om in die jare 1947 tot 1955 die kombinasie Ermelo-Chrissiesmeer-Breyten te bearbei.

Chrissiesmeer met sy klipkerk was 'n besondere gemeente met lidmate wat tot in Swazi-

land gewoon het. Buitedienste is gehou te Lothair, Oshoek, Diepgesit en Havelockmyne tot in Mbabane, Bremersdorp en Stegi. Nagmaal is ook gereeld in Bremersdorp en Stegi bedien.

Ons het mooi herinneringe van stoere kerkmense onder die ouere geslag. Dit was getroue en standvastige Hervormers wat lief was vir die kerk.

Almal was so lojaal en opreg in hulle verhoudinge, ook met ons as predikantspaar, en dit was aangename diensjare.

Nou met die eeufeesviering bring ons ons groete en gelukwense oor en ons sluit aan by die dankbaarheid teenoor die Here wat goed was vir die gemeente.

Waar die gemeente nou 'n nuwe eeu betree, bid ons saam met almal dat die goeie Vader sy hand oor sy kudde sal hou en sy seën oor almal sal gebied.

Mag al die ampsdraers en lidmate van die hede en die toekoms, standvastig, getrou en toegewyd bly in die diens van die Here aan wie al die eer toekom.

**Ds. W.J. Roos**

# GELUKWENSE VAN DS. D.J. VAN STADEN



*Ds. D.J. van Staden*

Chrissiesmeer is die oudste gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die verre Oos-Transvaal. Hoewel dit vroeër een van die grootste gemeentes in dié omgewing was, is dit tans een van die kleinstes, as gevolg van faktore soos die inlywing van groot gedeeltes by Kangwane, die uitbreiding van die bosbougebiede en verstedeliking.

In een stadium het die kerk pogings aangewend om die gemeente op te hef en by aangrensende gemeentes in te sluit, maar die gemeentelede het geweier om hul toestemming vir die opheffing te gee.

Van 1981 tot 1983 was ons as pastorale hulp hier werksaam. Hoewel hulle getalle klein was, het die lidmate standvastig en getrou aan hulle kerk gebly. Hulle het altyd hulle verpligtinge nagekom en die eredienste getrou bygewoon. Hulle was trots op hul veelbewoë geskiedenis en besonder geheg aan hul ou kerkgebou.

Ons eerste taak was dan ook om die statige ou kerkbanke te restoureer en nuwe matte te lê. Onder die vloer van die konsistorie is ou kerklike dokumente ontdek wat noukeurig deur lede van die N.H.S.V. nagesien en geliasseer is. Muurkaste is in die konsistorie ingebou waarin al die kerklike korrespondensie en notules stelselmatig gerangskik is. Ten einde die nodige fondse te verkry, is gereeld môremarkte en basaars gehou.

Die drie jaar wat ons saam met die Chrissiesmeer-gemeente hulle lief en leed beleef het, was drie jaar van seën en geluk vir my en my vrou. Ons is diep dankbaar dat ons daardie klompie lojale Hervormers leer ken het en vriendskapsbande gesluit het wat vandag nog voortduur.

Ons wil graag die gemeente Chrissiesmeer van harte gelukwens met die viering van hul honderdste bestaansjaar. Dit is 'n mylpaal wat spreek van die groot genade van die Allerhoogste. Mag hierdie feesviering u besiel en aanmoedig om die toekoms blymoedig en met vaste vertroue en geloof aan te durf.

Graag wil ons u as gemeente die volgende uit Psalm 103 toebid:

> *"Maar onverganklik is die liefde van die Here vir dié wat Hom dien, sy trou vir opeenvolgende geslagte vir dié wat getrou bly aan Sy verbond en Sy voorskrifte nakom."*

Mag u toekoms ryke seëninge inhou.

**Ds. D.J. van Staden**

# GROETE VAN DIE BOOYSEN-FAMILIE!



*Prof. D.J. Booysen*

Pas afgestudeer aan die universiteit, rou en onervare en jy beland in die kombinasie van Chrissiesmeer, Breyten en Carolina! En skielik ontvou voor jou 'n magdom van ervaring, wysheid en insig van kerkraadslede en gemeentelede wat slegs die beste vir die jong en onervare twee mensies wil. Rondom jou mense wat help en lei en vorm en so 'n stempel op jou hele loopbaan as predikant sou afdruk! Wat 'n wonderlike ervaring en wat 'n heerlike voorreg om so te kon begin. Meer as ooit besef jy die mense leef uit die geloof, hulle is werklike kerkmense, hulle doen en late spruit voort uit liefde vir God en sy Woord en daarom omring hulle jou juis ook met liefde. 'n Beter begin kon net nie moontlik wees nie!

As 'n mens so terugdink dan kom die een gestalte na die ander voor jou op en jy onthou ... en hoeveel mooi dinge is daar net nie! In 'n mens se skatkamer van herinneringe neem hulle 'n ereplek in.

Nou kan 'n mens net dankie sê dat jy vir so 'n deeltjie van die tyd deel kon hê aan die mooi geskiedenis van die gemeente. 'n Gemeente wat nooit groot in lidmatetal was nie, maar 'n gemeente wat groot was in die dinge waarop dit aankom.

Ons hoop dat die gemeente in die jare wat mag voorlê steeds sal kan bou op sy pragtige verlede, 'n gemeente wat lewe uit die Woord, 'n gemeente wat lewe vir die Here! So bring ons eer aan God!

**Prof. D.J. Booysen**

# GELUKWENSE NAMENS DIE FAMILIE SWANEPOEL



As ek terugdink aan Chrissiesmeer is die eerste wat deur my gedagtes flits die pragtige en statige klipkerk. Maar ek dink ook aan die mense – gelowige, gasvrye, opregte boeremense. Selfs die koue winters en die nat, trietsige somerdae kon nie hulle hartlikheid demp nie. Ek dink aan 'n geloftefees in die vrye natuur met 'n oorhangende rots as dak van die vergaderplek. Ek dink aan 'n heerlike slagskaap wat soms by die pastorie afgelaai is. Ek dink aan 'n gemeente wat mekaar geken het, mekaar se laste gedra het, mekaar liefgehad het.

Hartlik geluk namens my en my gesin met die mylpaal wat u bereik het. Mag die seën van die Here op u fees rus.

**Ds. en mev. A.M. Swanepoel**

# GELUKWENSE NAMENS DIE FAMILIE JOUBERT


*Genl. F.G. Joubert*


*Oud. J.P. Joubert*

Dit is 'n besondere voorreg om namens die afstammelinge van ouderling Francois Gerhardus Joubert die Ned. Herv. Gemeente Chrissiesmeer geluk te wens met die gemeente se honderdjarige bestaan op 6 April 1992.

Die Jouberts, soos seker elke familie in ons kerk, is verheug dat nieteenstaande rampe en probleme op byna elke terrein oor die laaste eeu, die gemeente steeds gereeld saamkom om die Here te aanbid in hierdie bedehuis.

Dit was 'n nederige begin tydens 'n periode van onsekerheid op kerklike gebied, wat grootliks gespruit het uit die mislukte poging tot kerkvereniging sewe jaar tevore. Die stigting van die gemeente en die hoeksteenlegging binne die volgende twee weke laat geen twyfel oor die erns van die stigters omtrent die voortbestaan en bestendiging van die Ned. Herv. Kerk in die geweste nie.

Die gemeente se krag was nog nooit in groot getalle nie, veel eerder in sterkte van geloof. Die invloed uit hierdie gemeente het uitgekring na groot dele van ons land waar die nageslag van die stigters hulle gaan vestig het. Daar het hulle voortgebou met dieselfde gesindheid, getrouheid en ywer hier deur hulle ouers aan die dag gelê. Daarom kom die name van hierdie pioniers van 'n eeu gelede nog voor onder die getroues in so baie gemeentes van ons kerk.

Die gelukwense met die eeufees en seënwense vir die toekoms kom diep uit die harte van ouderling Frans Joubert se nageslag. Daarmee saam is daar 'n gevoel van diepe gelukkigheid en groot dankbaarheid teenoor die kerkraad en gemeente dat ons twee voorouers hier op die kerkplein herbegrawe kon word.

Die kerkhof op die plaas Elandsfontein was die laaste jare omring deur 'n bloekomplantasie. Alhoewel daar 'n aanduiding langs die bosboupaadjie was waar hul grafte gelê het, was dit moeilik om dit te bereik. Daarbenewens het niemand van die familie meer geweet waar die grafte was nie. Op die familiegewete was daar 'n ongemaklike maar terselfdertyd magtelose gevoel. Om te verhoed dat hierdie grafte heeltemal vergeet word, moes iets aan die saak gedoen word maar wat en hoe? Daarom was die gedagte, oorspronklik deur ds. W.G. Habig geopper, dat dit paslik sou wees om hulle op die kerkplein her te begrawe, deur die nakomelinge met groot geesdrif aanvaar. Hier langs die kerk waaraan hulle so 'n groot aandeel gehad het, kan hul nageslag en belangstellendes hul grafte rustig kom besoek. Op 'n Sondag kan hulle hier saam met die gemeente dieselfde Here kom aanbid wat hul voorvaders al van 1892 af hier aanbid.

**Kol. J.P. Joubert**

# GROETEBOODSKAP NAMENS GEMEENTE VENTERSDORP OOK IN 1892 GESTIG

In dankbaarheid teenoor die Here onse God, kan u, net soos ons, vanjaar in dankbaarheid terugkyk oor die gebeure van die afgelope honderd jaar in u gemeente. Dankbaar omdat Hy in sy genade vir die afgelope eeu sy gemeente deur teëspoed en voorspoed gedra het. Ons is saam met u verheug en dankbaar.

Die Nederduitsch Hervormde Kerk, gemeente Ventersdorp, wil graag deur hierdie weg u van harte geluk wens met die honderdjarige bestaan van u gemeente. Ons bid u toe Gods rykste seën vir die toekoms en dat u vas en getrou in u roeping as kerk van die Here Jesus Christus sal staan.

**P.D.M. LE ROUX,**
**Leraar**

**G.C.F. NEL,**
**Skriba**

---

## LYS VAN KONSULENTE EN PREDIKANTE WAT DEUR DIE JARE DIE GEMEENTE BEDIEN HET

1. Ds. M.J. Goddefroy: vanaf stigting
2. Ds. A. Lagerwey: 1895
3. Ds. M.J. Goddefroy: na 1895
4. Ds. A. Murray: 1904 tot 1907
5. Ds. P.W. Ennis: 1908 tot 1910
6. Ds. J.J. Kuhn: 1911 tot 1914
7. Ds. J.J. Prinsloo: 1915 tot 1920
8. Ds. J. van Belkum: 1921 tot 1923
9. Ds. A.J.G. Oosthuizen: 1926 en 1927
10. Ds. T.F.J. Dreyer: 1928
11. Ds. J.G.M. Dreyer: 1929 tot 1937
12. Ds. S.P.J.J. van Rensburg: 1938 tot Oktober 1940
13. Ds. L.M. le Roux: 1940 tot April 1943
14. Ds. G.P.J. Grobler: Januarie 1944 tot Augustus 1946
15. Ds. W.J. Roos: Augustus 1947 tot 1955
16. Ds. J.C. Kruger: 26 Desember 1955 tot Januarie 1958
17. Ds. D.J. Booysen: Januarie 1959 tot Maart 1962
18. Ds. J. Breytenbach: Junie 1962 tot 1966
19. Ds. P.J.L. Bierman: Mei 1967 tot Augustus 1970
20. Ds. A.M. Swanepoel: 1973 tot 1976
21. Ds. J. Breytenbach: Februarie 1977 tot September 1978
22. Ds. P.J. Mynhard: 1979 en 1980
23. Ds. D.J. van Staden: 1981 tot 1985 (pastorale hulp)
24. Ds. P.J. Uys: 1984 tot 1987
25. Ds. W.G. Habig: vanaf Februarie 1988

## LYS VAN SKRIBAS

| | |
|---|---|
| 1904 tot 1907 | C.H. Buitendag |
| 1907 tot 1921 | J.A. Joubert, seun van genl. F.G. Joubert |
| 1921 tot 1932 | M. Bos |
| 1932 tot 1936 | J.J.P. Swart |
| 1936 tot 1943 | A. du Toit |
| 1943 tot 1951 | S.W.J. Meyer |
| 1951 | J.J.P. Swart |
| 1951 tot 1953 | C.H.B. Buitendag |
| 1953 tot 1970 | W.A. Steenkamp |
| 1970 | Dr. F.C. Symington |
| 1970 tot 1975 | S.W. Meyer |
| 1975 tot 1977 | J. de Bruin |
| 1977 tot 1981 | S.W. Meyer |
| 1981 tot 1982 | T.S.C. van der Vyver |
| 1982 tot 1986 | J.J. Steenkamp |
| 1986 | A. Gouws |

## ENKELE STATISTIESE GEGEWENS

| JAAR | Ledetal | Sieletal |
|---|---|---|
| 1935 | 290 | 560 |
| 1936 | Afstigting Carolina | |
| 1940 | 171 | |
| 1954 | 181 | 312 |
| 1958 | 165 | 300 |
| 1959 | 146 | 245 |
| 1972 | 135 | 215 |
| 1974 | 128 | 194 |
| 1976 | 112 | 170 |
| 1979 | 101 | 164 |
| 1981 | 113 | 171 |
| 1983 | 96 | 128 |
| 1985 | 102 | 140 |
| 1988 | 97 | 147 |
| 1991 | 75 | 117 |



*Ds. M.J. Goddefroy*
*vanaf stigting*



*Ds. J.J. Prinsloo*
*1915 tot 1920*



*Ds. J.G.M. Dreyer*
*1929 tot 1937*



*Ds. P.J. Mynhard*
*1979 en 1980*



*Ds. P.J. Uys*
*1984 tot 1987*

Geset, gedruk en gebind deur Gutenberg Boekdrukkers